466

# Aanbiddelike Skepperheer

Aan - bid - de - li - ke Skep - per - heer,
aan U die dank, aan U die eer;
aan U die lof met ju - be - ling
diep uit ons har - te toe - ge - bring.

1 2 3 4

X Lied :

2

Uit U is alles wat ons het -

ons lewe, arbeid en gebed.

Op U, wat alles onderhou,

bly ons ons hoop en toekoms bou.

3

Gee, Heer, u seën oor al ons werk;

ons krag, vermoëns is beperk.

Leer ons, soos kennis verder strek,

u hand in alles te ontdek.

4

Volmaak is alles wat U doen;

volkome is ons skuld versoen.

Aanbiddelike Vader, Heer,

aan U die dank, aan U die eer.